250

# Gods wet vra al ons liefde

Gods wet vra al ons lief - de
vir Hom, ons God en Heer,
en lief - de vir ons naas - te
dis wat sy Woord ons leer.

1 2 3 4 5

X Lied :

2.

O Heer, wil dan u liefde

ook deur ons openbaar,

dat ons mekaar mag liefhê

en só u wet bewaar.

3.

Veral omdat die tye

ons dringend daartoe maan:

Die Heer se koms is naby,

dis tyd om op te staan.

4.

Laat ons die werke aflê

in duisternis verrig

en vir die stryd gereed maak

met wapens van die lig.

5.

Laat ons welvoeglik lewe,

geheilig deur die Gees,

beklee met U, Heer Jesus,

gekruisig na die vlees.